# Die mens het destyds op die aarde 598



Die mens het des - tyds op die aar - de



'n ho - ë to - ring - werk ge - maak -



hul wou die mens-dom só ver - ga - der



om selfs die he - mel aan te raak.



Toe oor-deel God: "Jul sal moet trek,



vér weg van hier - die plek!"

1 2 3 4

X Lied :

2

Die Christus het verskyn op aarde
en aan 'n timmerwerk gehang,
om só vir elke sondedader
die straf en skulde op te vang.
Juis dít sal tot verlossing strek:
Hy neem die mens se plek.

598

3

Die Heer het destyds nog op aarde
belowe dat Hy weer sal kom.
Maar eers vertrek Hy na die Vader
om woonplek te berei vir Hom:
"Vir julle is dit goed dat Ek
verwyl in God se plek."

1 2 3 4

X Lied :

4

Vir ons wat lewe op die aarde
het só 'n nuwe hoop ontstaan.
Die goddelike toekoms nader
vir ons om ewig in te gaan -
'n bruilofstafel klaar gedek,
'n troon, 'n koningsplek!